# Lewe

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

Die **lewe** is ’n karaktertrek van voorwerpe wat kan groei, voortplant en aanpas by hul omgewing, onderskei van dié wat dit nie kan doen nie[1] – óf weens die dood óf omdat hulle lewelose organismes is. Meer komplekse lewende organismes kan op verskeie maniere kommunikeer.[1][2] ’n Verskeidenheid lewende organismes word op die aarde aangetref: van swamme en bakterieë tot plante en diere.

**Lewe**



Stadiums van ’n vrou se lewe, afbeelding uit die 19de eeu.

**Die lewe op aarde** Lewensvorme:

- Sellose lewe
  - Virusse
- Sellulêre lewe
  - Bakterieë
  - Archaea
  - Eukariote
    - Protiste
    - Swamme
    - Plante
    - Diere

## Inhoud



## Klassifikasie van die lewe

Mense het organismes tradisioneel in die klasse "plante" en "diere" ingedeel bloot op grond van hul vermoë om te kan beweeg of nie. Die eerste bekende poging om organismes te klassifiseer was deur die Griekse filosoof Aristoteles (384–322 v.C.). Hy het alle lewende organisme wat in dié tyd bekend was, geklassifiseer as óf ’n plant óf ’n dier. Hy het diere met bloed onderskei van diere sonder bloed (of ten minste sonder rooi bloed) – dit stem ooreen met die moderne konsepte gewerweldes en ongewerweldes onderskeidelik. Hy het elk van hierdie groepe weer onderverdeel in vyf subgroepe. Hoewel sy werk nie sonder foute was nie, was dit vir eeue ná sy dood die mees betroubare bron.[3]

Met die verkenning van Amerika is ’n groot aantal nuwe plante en diere ontdek wat beskrywings en klassifikasies nodig gehad het. In die laat 16de eeu en vroeë 17de eeu is begin met die noukeurige bestudering van diere en dit het gelei tot ’n aansienlike bron van inligting vir klassifikasie volgens anatomiese eienskappe.

In die laat 1740's het Carolus Linnaeus sy metode bekend gestel om elke spesie ’n naam te gee – ’n metode wat vandag nog gebruik word.[4] Hy het ontslae geraak van onnodige lang name en nuwe beskrywende terme met ’n buitengewone presiesheid daargestel. Hierdie metode staan bekend as binominale benaming. Eindelik is die huidige drie-domein-stelsel ontwikkel.

## Buiteaardse lewe




Die Aarde is die enigste planeet sover bekend waarop daar lewe is. Talle mense glo dat lewe in die buitenste ruim moontlik of selfs waarskynlik is. Daar is miljarde sterrestelsels in die heelal en elke sterrestelsel bevat weer miljarde sterre. Talle van dié sterre het planete. Daar kan dus biljoene planete in die heelal wees.

Na gelang van die vraag wat die presiese omstandighede is wat lewe moontlik maak, soos water, kan die aantal planete met lewe wissel van een (die Aarde) tot honderde miljoene.

Geen lewe is egter tot dusver in ons sterrestelsel, die Melkweg, gevind nie. As daar wel lewe is, sal dit moontlik veral bestaan uit mikroörganismes, plante of onontwikkelde diere.

## Verwysings

1. Koshland Jr, Daniel E. (22 Maart 2002). “The Seven Pillars of Life (http://www.sciencemag.org/cgi/content/full/295/5563/2215)”. *Science* **295** (5563): 2215–2216. doi:10.1126/science.1068489 (https://dx.doi.org/10.1126/science.1068489). Besoek op 2009-05-25.
2. "organism". *Chambers 21st Century Dictionary* (online). (1999).
3. "Aristotle -biography" (http://www.ucmp.berkeley.edu/history/aristotle.html) (in Engels). University of California Museum of Paleontology. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200509212224/https://ucmp.berkeley.edu/history/aristotle.html) vanaf die oorspronklike op 9 Mei 2020. Besoek op 20 Oktober 2008.
4. Knapp S, Lamas G, Lughadha EN, Novarino G (April 2004). “Stability or stasis in the names of organisms: the evolving codes of nomenclature (http://journals.royalsociety.org/openurl.asp?genre=article&issn=0962-8436&volume=359&issue=1444&spage=611)”. *Philosophical transactions of the Royal Society of London. Series B, Biological sciences* **359** (1444): 611–22. doi:10.1098/rstb.2003.1445 (https://dx.doi.org/10.1098/rstb.2003.1445).

## Verdere leesstof

- Nealson KH, Conrad PG (December 1999). “Life: past, present and future (http://journals.royalsociety.org/content/7r10hqn3rp1g1vag/)”. *Philos. Trans. R. Soc. Lond., B, Biol. Sci.* **354** (1392): 1923–39. doi:10.1098/rstb.1999.0532 (https://dx.doi.org/10.1098/rstb.1999.0532).
- Walker, Martin G. *LIFE! Why We Exist...And What We Must Do to Survive* (http://rationalphilosophy.net/index.php/the-book) Dog Ear Publishing, 2006, ISBN 1-59858-243-7

## Skakels

- "The Adjacent Possible: A Talk with Stuart Kauffman" (http://www.edge.org/3rd_culture/kauffman03/kauffman_index.html)
- Stanford Encyclopedia of Philosophy entry (http://plato.stanford.edu/entries/life/)
- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Lewensboom.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir lewe.
- Hierdie artikel is in sy geheel of gedeeltelik uit die Engelse Wikipedia vertaal.

**Lewe op aarde**

|  |  |  |  |  |  |
|---|---|---|---|---|---|
| 0,2 m. j. gelede Mense | 180 m. j. gelede Blomme | 200 m. j. gelede Soogdiere | 240 m. j. gelede Dinosourusse | 3 500 m. j. gelede Suurstof | 4 000 m. j. gelede Mikrobes |

|  |  |
|---|---|
| 4 410 m. j. gelede Water | 4 540 m. j. gelede Aarde |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb11933780m (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11933780m) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11933780m) · GND: 4034831-3 (https://d-nb.info/gnd/4034831-3) · NDL: 00570344 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00570344) · NLI: 000707709 (http://uli.nli.org.il/F/?func=direct&doc_number=000707709&local_base=nlx10) |